429

# Die Heer regeer, Hy't opgevaar

Die Heer re - geer, Hy't op - ge - vaar,

die dood kon Hom nie hou nie.

Sy al - mag sal ook óns be - waar

wie sal op Hom nie bou nie?

1 2 3 4 5

X Lied :

2

Kom sing dan nou 'n loflied saam;

Hy roep ons na sy woning.

Kom prys die allergrootste Naam

van Hom, ons Heer en Koning.

3

Sy kerk, gegrondves in sy bloed,

sal vir geen vyand skrik nie;

geen onheilsmag, hoe fel dit woed,

kan ons aan Hom ontruk nie.

4

Die Lam van God sien al ons nood

en neem op Hom ons sonde.

Ja, liefde, onbegryplik groot,

bloei vir ons uit sy wonde.

5

Dis Hy wat oor sy volk regeer,

ook in hul aardse woning.

As regter kom Hy eenmaal weer

met straf of met beloning.

